327

# Dag van verlossing! Kyk, Hy kom

Dag van ver - los - sing! Kyk, Hy kom -
Ge - salf - de van die Heer.
Op Hom het God se Gees ge - kom
om goei - e nuus te bring.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

2

Hy bring bedruktes nuwe moed,

geboeides maak Hy vry,

verkondig God se nuwe dag:

Genade ryk en vry.

3

Hulle wat treur, kom bied Hy troos;

waar smart is, gee Hy eer.

Sy volk wat sug in vreemde land

herstel Hy eind'lik weer.

4

Welig en sterk in God se heil,

geplant deur Hom, die Heer -

Sy priesters, dienaars, soos hul heet,

besing sy roem en eer.

5

God se verbond staan ewig vas,

Hy doen wat Hy beloof.

Die nasies sal dit sien, sal hoor -

Sy volk wat Hom bly loof.

6

Laat ons dan juig in God die Heer,

want Hy het ons genees,

gered, getooi met bruilofsprag.

Ons vier oorwinningsfees!